# Dogmatiek: Sondebelydenis vir die gelowige.

**Deur Wayne Victor McCulloch.**

## 1. Inleiding.

Sondebelydenis is deel van die heiligmaking proses van die gelowige. Dit is van erns belang om sondes te bely voor God, sodat die persoon met ‘'n goeie gewete voor God kan staan. Die belangrikheid van ‘'n goeie gewete voor God kan nie genoeg beklemtoon word nie. Die persoon waardeur sy posisie as gelowige net as hy bedek is met die heerlikheid van God. Sonde laat die mens minderwaardig voor God voel. Later kan sonde dus ‘'n skeiding” bring tussen mens en God. Die gelowige kan dus by punt kom van afvalligheid.

## 2. Die mens as drie Eenheid.

> “*En mag Hy, die God van die vrede, julle volkome heilig maak, en mag julle gees en siel en liggaam geheel en al onberispelik bewaar word by die wederkoms van onse Here Jesus Christus!”* (1 Thess. 5:22, Bybel, 1953)
>
> *“Want die woord van God is lewend en kragtig en skerper as enige tweesnydende swaard, en dring deur tot die skeiding van siel en gees en van gewrigte en murg, en is ‘n beoordelaar van die oorlegginge en gedagtes van die hart.”*
> (Hebr. 4:12, Bybel, 1953)

*2.1 Die drie enigde mens.*

Uit die bogenoemde verse kan ons aflei dat die mens bestaan uit ‘'n siel, gees en ‘'n liggaam. Die mens het dus ‘'n drie-enigde verhouding met God. Hy het die fisiese verhouding. Dit dui op die fisiese liturgiese verhouding wat hy/sy met God handhaaf. Die liggaam kan dus die innerlike verhouding met God uitbeeld. Dan is die mens ‘'n emosionele wese. Die persoon kan dus met sy intellek, wil en emosies God aanbid. Laastens en die belangrikste is dat die mens ‘'n geestelike wese is. Dit beteken dat die mens kan in eenheid met die groter Gees naamlik God kom.

Die mens wat uit Adam gebore word, het nie die volheid nie, omdat hy/sy steeds geestelik dood is. Daarom moet daardie geestelike leemte van die mens vervul word. Dit is waarom enige persoon ‘'n geroep na die bonatuurlike het. Elke verlange wat die mens mag hê is eindelik ‘'n geestelike verlange. Geen persoon kan in verhouding met God staan as sy gees nie lewend gemaak word nie.

Daarom kan nie eens wetsgehoorsaamheid ‘'n persoon lei tot die kennis van God nie. Die Islam, Jode, Hindus en al die allerhande gelowe het ook wette en liturgiese formuliere. Wat wedergeboorte gesante van God uniek maak is die feit dat daar ‘'n geestelike eenheid is tussen God en mens. Daarom moes God self mens word, om ons van die menslikheid oor te dra na ‘'n lewe in wandel met die Heilige Gees.

*2.2 Die gees word deur Heilige Gees op grond van Evangelie lewend gemaak.*

Wanneer ‘'n persoon wedergebore word, word sy gees lewend gemaak deur die werking van die Heilige Gees. Die Heilige Gees oortuig die mens van die waarheid, dan moet die persoon reageer tot die waarheid. Hy/sy kan of die verlossing wat Christus aan die kruis volbring het aanvaar, of kan kies om te ignoreer. Die persoon wat positief tot die verlossing boodskap reageer se gees word lewend gemaak.

Daar is teoloë wat glo in die uitverkiesing. Hulle sal dus verklaar dat God net sekere uitverkies het vir saligheid. Die Predestinasie leer wat Calvin gebring het, het veroorsaak dat mense in die vroeë jare passief raak in die mees belangrike taak van die kerk, naamlik die uitreik na ongelowiges. Die ware uitverkiesing dogma is die feit dat Jesus die uitverkies-te is. Die een in wie God ons uitverkies het tot Saligheid. Jesus is eintlik aanvaar deur God en daarom as die mens by die kruis kom word Christus in hom aanvaar (sien Efesiërs 1).

Daarom verklaar die skrif dat die verborgenheid wat geopenbaar word, is Christus in jou die hoop van heerlikheid (Kol. 1:27, Bybel, 1953). Dit is deur hom waarin elke persoon sy doel kan vind. Nou die oomblik wat jy wedergebore word.

Die oomblik wat jy deel word van God se nuwe skepsel (2 Kor. 5:17, Bybel, 1953) het die ou dinge verbygegaan. Dan het die geestelike lewe eintlik werklik begin. Nou getuig die Heilige Gees diep binge elke gelowige dat hul die kinders van God is (Rom. 8:13,16-17, Bybel, 1953).

So die mens as geestelike wese in Christus is volmaak. As ''n mens weergebore is, is hy nuwe skepsel en die ou dinge het werklik verbygegaan. Die werke van die liggaam is dus doodgemaak en die gees is lewend gemaak deur die Heilige Gees (Rom. 8:13, Bybel 1953). Elke wedergeboorte bloedgewaste kind van God was by die kruis in Christus gewees en het by die kruis saam hom opgestaan. Die skrif sê dan dat die gelowige is saam Hom gekruisig... Wanneer? 2000 jaar terug op Golgotha. Die kruis is dus waarin elke gelowige waarlik kan roem.

*2.3 Die siel word nie wedergebore nie.*

Daar is dus een faset van die mens wat nie wedergeboorte ondervind nie. Dit is die wil, intellek en emosies. Daarom moet die gelowige gedurig deur sy/haar gedagtes vernuwe. Eerstens moet die mens sy hele wil oorgee aan die hand van God se wil. God se wil is drie-voudig.

Hy het die soewereine *Besluit.* Hierdie dui op die God se besluit wat Hy maak byvoorbeeld die skepping, die mens wat na Sy beeld geskep is, ens. (sien Jb. 23:13, Ps. 33:11, Hand. 17:24, Bybel, 1953). Wat ook al God besluit het, sal Hy uitvoer. Die verlossingswerk aan die kruis is reeds voor die grondlegging van die Aarde besluit. Daarom kan mens nie buite Christus gered word nie.

God het ook ''n *Beskrywende wil*. Hierdie dui op God se wil vir die mens. Die wet wat hy gegee het op die berg Sinai aan die volk Israel is die beskrywing van hoe God wil hê die volk Israel moet lewe. Die woord van God of die skrif is die beskrywing vir die planne wat God aangaande ons koester. Dit is die wil van God aan die mens verklaar. Dit is nie onduidelik nie. Mens het nie profeet nodig om te bevestig wat God in die skrif beskryf het nie (sien Rom. 12:2, Eff. 6:6, 1 Thess. 4:3-6, Bybel, 1953).

God het laastens die toelaatbare wil. Die wil is uit God se liefde vir die skepping. Alhoewel God almagtig is en soewerein bowenal alles regeer. Laat Hy toe dat die mens keuses maak. God lê die pad van goed en kwaad voor die mens oop en in sy hart wil Hy hê ons moet lewe kies (Jer. 21:8, Bybel, 1953). Meer oor die kan gevind word in Romeine 1:21-23.

Die mens moet dus nie in God se toelaatbare wil bly nie. Die mens moet by die punt kom om sy wil oor te gee aan God se soewereine en geskryfde wil. Die mens moet in die geloof kom om saam God te wandel. Om totaal en al deur die Heilige Gees gelei te word (Rom. 8:14, Bybel, 1953). Ware kinders van God neem hulle kruis op, verloën hulleself en volg God sodat die doel in hul lewens bereik kan word.

Om die wil aan God oor te gee is ''n keuse om te maak. Elke dag moet die mens ''n besluit maak om God te volg. Elke uur is mens in gevaar om dalk die wêreld ''n vatplek te gee. Heiligmaking is om jou lede aan God beskikbaar te stel. Sondebelydenis kan die persoon help om nederig voor God te bly. Sondebelydenis is meer as net bekend maak van Sonde. As die mens sy eie belang bo God se belange stel is dit sonde, daarom is dit nodig om elke keer wanneer die mens sy eie belang volg dit te gaan bely voor die troon van Genade. Sodat God jou lewe kan beheer. Jesus se juk is sag (Matt. 11:30, Bybel, 1953).

Die siel bestaan ook uit emosies. Daarom moet daar gedurig beheer geneem word oor die emosies. Jeremia 17:9 (Bybel, 1953) verklaar dat die hart bo alles bedrieglik is. Lank dink die mens dit gaan oor gedagtes of denke. Eintlik gaan dit oor emosies. Kyk mooi na die Sitz em Leben van die hoofstuk. Dit gaan oor om God te vertrou bo alles. Om nie te volg wat die persoon mag voel nie. Nie om ander of self te vertrou nie, maar om God volkome te vertrou. Selfs al voel ''n persoon nie reg nie moet hy/sy die besluit neem om God te vertrou.

Sonde bring ''n val in ''n persoon se emosies. Dit laat ''n persoon minderwaardig voor God voel. Daarom is sondebelydenis die mees terapeutiese formuliere wat God ooit kon gee aan die mens. Sondebelydenis bring verlossing in persoon se gedagte gange. Dit stel iets vry. As jy bely voor God is die verborge dinge wat in duisternis gedoen is werklik in die lig gebring. Dan kan die goud weer sy helder kleur verkry.

## 3. Die gelowige steeds in staat van Sonde.

> *"Want ons weet dat die wet geestelik is, maar ek is vleeslik, verkoop onder die sonde. Want wat ek doen, weet ek nie; want wat ek wil, dit doen ek nie, maar wat ek haat, dit doen ek. En as ek doen wat ek nie wil nie, dan stem ek die wet toe dat dit goed is. Maar nou is dit nie meer ek wat dit doen nie, maar die sonde wat in my woon... Ek, ellendige mens! Wie sal my verlos van die liggaam van hierdie dood?"* (Rom. 7:14-17, 24, Bybel, 1953).

Daar is ''n innerlike stryd in elke gelowige. Tussen die begeerlikhede van die vlees en die begeerlikhede van die gees. Dit is ''n dualistiese geveg wat nie tot klimaks sal kom tot Christus verskyn het nie. Hierdie stryd is soos twee wolwe wat ''n geveg het. Die een wat wen is die een wat gevoer word. Daarom moet die gelowige waak oor wat hy/sy besig is om te voer. Die gees is die deel van die liggaam wat moet heers, dit kan egter nie heers wanneer ons toegee aan die vlees nie.

Sonde is aanwesig in die gelowige se lewe. Alhoewel die persoon regverdig verklaar is op grond van haar/ sy geloof in Christus is daar steeds die aanwesigheid van sonde. Die gelowige het steeds die intellektuele kennis van sonde, asook die vleeslike begeerte om te sondig. Daardie sonde kan net oorkom word, deur die leiding van die Heilige Gees. Die gelowige moet weet dat solank Sy verhouding met God reg is, is hy/sy reg om Jesus in glorie te ontmoet.

''n Gelowige is nie skielik ''n engel met ''n geel ring bo sy kop nie. Daar is steeds ''n neiging in hom/haar wat hul kan lei tot sonde. Die Bybel verklaar dat hy wat uit God gebore word hou nie aan met die sonde nie (1 Jh. 3:9, Bybel, 1953). Daardie vers kan of gelees word as die geestelike innerlike mens van die gelowige wat nie sonde kan doen nie. Daarom sal kind van God nie aanhou sondig nie.

Dit is nie God se Gees wat ''n afvallige gelowige verlaat nie. Dit is die teenoorgestelde. Die afvallige gelowige is iemand wat ''n fout begaan het. Dan het die persoon nie lus gevoel om heeltyd kruis toe te gaan nie. Die leuen van die teëstander het dus gekom met die aanklag dat God nie meer hom kan vergewe nie. Die Heilige Gees het dus probeer om die persoon te oortuig om te bely en om weer by die kruis te kom. Die persoon weens sy skuldgevoel het die Heilige Gees begin weerstaan en dus het hy afvallig geraak. Dan raak dit byna onmoontlik om hom of haar na God te lei.

Daarom word daar sterk aanbeveel vir ''n kind van God om te bely waar hul gefouteer het. Voordat die sonde die dood word in die persoon se lewe. Die skrif verklaar dat die loon van die sonde die dood is (Rom. 6:23, Bybel, 1953). Daarom moet die gelowige nie toelaat dat dood ''n houvas op hom en haar kry nie. Die gelowige moet hulself sonder gebrek voor God kan stel. Dit kan slegs gedoen word deur die bloed van Jesus.

## 5. Mosaic Sondebelydenis teenoor Nuwe Verbond Sondebelydenis.

*5.1 Die twee verbonde.*

As voorstander van die verbondsteologie staan ek vas aan die feit dat daar verskil is tussen die Mosaic verbond en die Nuwe verbond. Die Mosaic verbond is die verbond wat God met Israel gesluit het wat gedefinieer word as die verbond van werke (CW) en die Nuwe Verbond is God se genade wat die gelowige die krag gee om saam Hom te wandel onberispelik (CG).

Jesus Christus het eerstens nie die Mosaic kom verwyder of verander nie. Hy het dit kom vervul en vir die gelowiges ''n nuwe wet gegee (Matt. 5:17, Gal. 3:24-27, Bybel, 1953). Die nuwe wet is om in liefde te wandel. Maar die liefde kan net uitvloei indien die gelowige deur die Heilige Gees gelei word (Gal. 5:16, Bybel, 1953).

> *"Kyk, daar kom dae, spreek die HERE, dat Ek met die huis van Israel en die huis van Juda 'n nuwe verbond sal sluit; nie soos die verbond wat Ek met hulle vaders gesluit het op dié dag toe Ek hulle hand gegryp het om hulle uit Egipteland uit te lei nie—my verbond wat húlle verbreek het, alhoewel Ék gebieder oor hulle was, spreek die HERE. Maar dit is die verbond wat Ek ná dié dae met die huis van Israel sal sluit, spreek die HERE: Ek gee my*

*wet in hulle binneste en skrywe dit op hulle hart; en Ek sal vir hulle 'n God wees, en hulle sal vir My 'n volk wees."*

(Jeremia 31:31-33, Bybel, 1953).

Die Here skryf ''n nuwe wet in die binneste van elke gelowige. Nie die wet van die letter soos baie ou verbond teoloë sou verklaar nie, maar eerder die feit dat die mens aan God behoort en dat hulle aan Hom behoort. Dit vind plaas deur die inwoning van die Heilige Gees. Hy is die persoon van die nuwe wet. Die persoon in wie elke een verseël is tot die dag van verlossing.

Daar kan baie geskryf word oor waarom daar verskil is tussen die twee verbonde. Die fokus vir die studie is sondebelydenis. Daarom volg hier kortliks die verskil tussen die twee verbonde ((Bybel, 1953)).

| **Teksvers** | **Mosaic Verbond** | **Nuwe Verbond** |
|---|---|---|
| 2 Kor. 3:3 | Geskryf met ink | Geskryf met die Heilige Gees |
| | Geskryf op gesteentes | Geskryf op die tafels van die gelowige se hart. |
| 2 Kor. 3:6 | | Nuwe Verbond |
| | Die letter wat doodmaak | Die Gees wat lewend maak |
| 2 Kor. 3:7-8 | Bediening van die dood | Bediening van die Heilige Gees |
| | Letters op klippe gegraveer | |
| | Gekom met heerlikheid | Gekom met **meer** heerlikheid |
| 2 Kor. 3:9 | Die bediening wat veroordeel | Die bediening wat regverdig maak |
| 2 Kor. 3:10 | Wat heerlikheid gehad het, het g'n heerlikheid | Oortreffende heerlikheid |
| 2 Kor. 3:11 | vergaan | Sal bly staan |
| | Was met heerlikheid | Is nog meer in heerlikheid |
| 2 Kor. 3:14 | Het ''n bedekking sonder dat dit opgelig word. | Die bedekking is verwyder deur Jesus Christus die seun van God |
| 2 Kor. 3:15,16 | ''n Sluier is oor die hart wanneer die wet van Moses gelees word. | Die sluier word verwyder vir elke een wat tot Christus bekeer |
| 2 Kor. 3:17 | | Waar die Gees van die Here is, is daar vryheid. |
| 2 Kor. 3:18 | | Onbedekte gesig, soos 'n ''n spieël kan die heerlikheid van God aanskou word. |
| | Van heerlikheid | Tot heerlikheid. |

*5.2 Die Sondebelydenis onder die Ou Verbond.*

Die Here deur die dienskneg Moses ''n liturgiese formulier gegee oor hoe sondebelydenis hanteer moes word. Hierdie sondebelydenis is nie maklik nie. Elke sonde het ook sy eie manier van liturgiese reaksie gehad. Daarom is priester nodig gewees om te verseker dat die liturgiese formulier reg geskied. Elke aspek van sondebelydenis is gedoen tussen die priester en die Israeliet.

Levitikus 5:5 (Bybel, 1953) verreis dat die persoon sy sonde moet bely. Nie net om te noem dat hy ''n fout begaan het nie, maar die daad moes bekend gemaak word. Voor die middelaar en die ver teenwoordigheid van God. Die persoon moes ook boet vir sonde. ''n Skaaplam of bok moes gegee word as sondoffer, dan moes die priester versoening doen weens sy sonde (Lev. 5:6 Bybel, 1953).

Daar was altyd middelaar verteenwoordig onder die Mosaic verbond. In Levitikus 26 kry ons ''n beeld van as die nasie goddeloos sou handel. Dan sal daar ballingskap oor hulle wees en gedurig deur sal die volk wat wil terugdraai na die Here toe die sondes van die nasie sou moes bely (Lev. 26:36-42). Maar daar sal nie nuwe stel wette gegee word nie. Die verbond sou net hernu word. Soos koning Josia wat besluit het om die tempel te herstel. Die wet is nie verander nie, net herbevestig.

Niemand het die vermoë in besit gehad om die Mosaic verbond te vervul nie. Daar moes iemand kom om die verond se voorskrifte te vervul sodat ''n tweede gestel kan word. Die persoon is Jesus Christus wat onder die wet gekom het, om te verlos die onder die wet en hulle te bring in die vryheid van die Nuwe Verbond.

*5.2 Die Sondebelydenis onder die Nuwe Verbond.*

Eerstens moet daar verstaan word dat verbondsteologie nie vervangings teologie beteken nie. Vervangings teologie dui aan dat God die verbond Israel vervang het met ''n nuwe verbond. Dus is die oue weggeneem en kragteloos gestel sodat dit weg kan berei vir nuwe teologie. Daar is ook die Sabbatariese gelowiges wat voel dat die wet steeds geldig is en dat Christus net die liturgiese ordes vervul het. Verbondsteologie egter verklaar dat die volk Israel nooit bestem is as die eindpunt van die universele verlossing van die mens is nie, maar dat Jesus Christus die verlosser is. Wat ''n nuwe skepsel gebring het. Wat die werke van Satan vernietig het.

Genesis 3:15 is die groot belofte. Die saad van die vrou dui nie op Israel nie, maar na Jesus Christus. Selfs die Israeliete het verstaan in die vroeë tydperk dat daar een Messiah sou kom om die volk te verlos. Die verborgenheid van die eeue wat die skeidsmuur kom breuk het sodat elke een deur die voltooide werk aan die kruis regverdig verklaar kan word en as produk van die opstanding deelgenote kan word van die nuwe skepsel.

Tog soos vroeër opgeteken is daar steeds' sonde aanwesig in die gelowige se lewe. Die belydenis taal van die gelowige het duidelik verander. Die persoon moet Jesus Christus bely vir redding. Dit is om Jesus erkenning te gee as Saligmaker. Die fokus van die gelowige is nie sonde nie, maar wie Jesus Christus is. Die feit dat Sy bloed vir die mens se sonde betaal het. Nou kan elke persoon ''n voorspraak in die hemel hê naamlik Jesus Christus die Heer bo almal (1 Jh. 2:1-2, Bybel, 2013).

Alhoewel daar ook die belangrikheid van sondebelydenis genoem word. Moet elke gelowige die Christosentriese prentjie van saligheid kry. 'n Ongelowige hoef nie eers al sy sonde te bely voordat hy redding kan verkry nie. Hy/sy hoef net Jesus te bely. Hy/Sy moet nie net enige Jesus bely nie, maar Jesus Christus die gekruisigde, opstanding en die lewe. Deur Sy bloed het daar vergifnis tot die sonde gekom, nie deur die belydenis van ''n individue se sonde nie.

As persoon wat gelowig is fouteer dan kan hy dit gaan bely. Die persoon is nie skielik weer onwedergebore nie. Nee stellig nie! Die persoon het net so bietjie van koers beweeg. Ter wille van sy siel moet hy/sy die sonde bely sodat hy weer waardevol voor God kan voel. Die gelowige bely nie sonde vir vergifnis nie, maar vir die vergifnis wat reeds gebring is deur die bloed van Jesus Christus. Daarom bely mens sonde met die perspektief dat daar vergifnis geskenk is aan die kruis deur die bloed wat uitgestort is.

## 6. Sondebelydenis in die praktyk.

Sondebelydenis is nie ''n rympie wat opgesê word nie. Dit is ''n uitvloei van ''n waaragtige berou in die gelowige se hart. Daar moet ''n berou wees in ''n persoon se hart. Baie mense lê die klem op emosionele belydenis van sonde. Hul voel dat berou slegs waarlik berou is, as mens dit kan opmerk in die gelowige se emosies. Berou is nie ''n emosie nie, maar ''n diep verlange om terug op koers te kom. ''n Pyn omdat die persoon lief is vir Jesus, weet hy/sy Jesus hou nie van die sonde nie. Daarom besef die persoon dat so iets dood oor hom kan bring en skeidsmuur kan vorm deur die verloop van tyd. Dan is die persoon innig jammer en bely sy sonde voor God.

Belydenis van sonde is om die sonde by die naam te noem. Nie asof die Here nie weet wat gebeur het nie, dit is net sodat die persoon kan weet wat die erns van sy optrede is. Om sonde by die naam te noem help die persoon om te weet dat dit wat hy noem op die geklank van sy stem uitgewis is uit die rekord van die hemele. Nou is dit weggeneem so vêr soos die ooste van die weste. Die bloed van Jesus is beskikbaar en deur die belydenis van sonde is dit asof mens weereens besef die waarde van die bloed van Jesus.

As persoon wel identifiseer dat die probleem groter is. Dat die sonde herhaal is dit belangrik dat hy/sy na **betroubare** persoon te gaan wat hul kan assisteer in die belydenis van sonde. Dit is waarom Jakobus vereis dat sonde bely moet word aan mekaar (Jak. 5:16 , Bybel, 1953). Dit bly nie net by die belydenis van die individue se sonde nie. Jakobus verreis ook dat broeders vir mekaar moet versterk in die gebed.

Die betroubare persoon is nie die een wat gaan bepaal of God vergewe of nie vergewe nie. Dit is net iemand wat die persoon wat gesondig het, kan help om die vergifnis van God te ervaar. Deur bid is die belangrikste. Dit is seker die grootste klem wat Pinkster denominasies ‘’n persoon kan lê. Dit is wat Pinkster uniek maak, maar ook sy krag gee. Persoon moet aanhou bid tot hy/sy ervaar hoe die Heilige Gees hom/haar vertroos.

Daar moet ook gewaak word om nie emosionele ervaring te soek nie. Baie mense bely hulle sondes tot daar ‘’n emosionele ervaring kom. Daar is soms geobserveer in sommige kerke waar die klem so sterk is op die emosionele ervaring na die belydenis van sonde, dat wanneer die gelowige dit nie ervaar nie hulle onvergewe voel. Die persoon se geloof moet bly in Jesus Christus die voorloper in ons geloof.

Geloof is ‘’n vaste vertroue op Christus Jesus vir saligheid. Daarom moet elke persoon sy fokus op Jesus hou terwyl hy/sy die sonde bely. Belydenis is ook nie die finale punt van die sonde nie, daar moet besluit geneem word om nie voort te gaan met die sonde nie. Dit is waar bekering inkom. Sondebelydenis vir die gelowige is nie ter wille van vergifnis nie, maar omdat daar vergifnis reeds beskikbaar is by die kruis. Dit is net om weer daardie vrymoedigheid te verkry om by die teenwoordigheid van God in te gaan.

## 7. Gevolgtrekking.

Sondebelydenis kan ‘’n baie belangrike rol speel in die gelowige se heiligmaking. Die sondebelydenis is die krag wat die emosionele skeiding wat sonde gebring het tussen mens en God te breek. Dit is om net weereens die krag van Jesus se versoenings bloed te ervaar. Belydenis van sonde is nie ‘’n wettiese werk nie, maar ‘’n keuse vir die wat ‘’n oorwinnings lewe wil leef in Jesus Christus. Dit is om die vuur van die Heilige Gees aan te vuur!

